SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 26 SEPTEMBER 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE ZS1 NAELLOOP VANMIDDAG

5 MHZ VOORTPLANTING STUDIE TOEKENNING

en

CQ HOU KOERS EN JAMBOREE OP DIE LUG IN OKTOBER

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuusitems.

Ons begin die Bulletin met die nuus van 'n stil sleutel

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Dick van der Berg, ZS2VV van Cradock op Donderdag 9 September 2021 stil geword het. Hy was baie aktief tot sy heengaan en kon die meeste oggende op 3,775 MHz gehoor word. Ons betuig ons innige meegevoel met sy familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE ZS1 NAELLOOP VANMIDDAG

Die heel eerste ZS1 Naelloop is vanmiddag 26 September van 14:00 tot 15:00 UTC (16:00 tot 17:00 SAT) op die lug, met GG en foon. Stasies in ZS2 tot ZS6 moet slegs stasies in ZS1 werk, terwyl ZS1 soveel moontlik ZS2 tot ZS6 stasies sal werk. Die uitruiling is 'n realistiese RS(T) verslag en jou provinsiale of landsafkorting. Dien jou logstaat, beskikbaar op die Kompetisie bladsy op die Liga webwerf, in teen 23:59 SAT op Woensdag 6 Oktober 2021 by zs1ct@ctarc.org.za. Blaai na bladsy 71 van die 2021 Blou Boek vir die reëls.

Die CQ WW RTD kompetisie eindig vanaand om 23:59 UTC, so jy kan nog die wêreld op RTD werk!

DIE 2022 SARL KOMPETISIE GIDS

Die Kompetisie Werkgroep nooi klubs en individue uit om idees vir nuwe kompetisies in te dien of veranderinge aan die huidige kompetisies en algemene reëls voor te stel vir die 2022 SARL Kompetisie Gids. Raadpleeg die gasheer Klub voordat jy jou voorstel indien. Die sluitingsdatum vir jou indiening is Maandag 25 Oktober 2021 en moet gestuur word na contest@sarl.org.za.

5 MHZ VOORTPLANTING STUDIE TOEKENNING

Vier van die logstate ontvang vir die 5 MHz SARL Werk Alle ZS toekenning, voldoen aan die kriteria wat in aanmerking geneem moet word vir die voortplantingsstudie. Die probleem met voortplantingsstudies is dat akkurate data benodig word en nie die niksseggende 59 sein verslag nie. Gegewe die datums en die afstande gewerk, is dit onwaarskynlik dat 99% van die kontakte 59 en 59 plus was. Vir 'n meer betekenisvolle studie sou 'n mens baie meer inligting benodig, soos die weersomstandighede van die plaaslike en verre stasie, barometriese druk, die toestand van die ionosfeer en die sonvlek telling, om maar enkele te noem.

Die primêre rede vir die logstate was om aansoek te doen vir die WAZS toekenning en daar was geen voorwaardes wat ingesluit moes word nie, behalwe dat 'n realistiese RS verslag van beide stasies in die kontak verkry moes word . Met die beoordeling van al die data, is tot die gevolgtrekking gekom dat die logstaat van Andre Botes, ZS2ACP die naaste aan die vereiste vir akkurate seinverslae gekom het. Andre se logstaat bevat ook digitale kontakte met akkurate seinsterkte verslae. Uit die vier geëvalueerde logstate het hy ook die meeste kontakte gemaak, 149 QSOs.

Die 2021 ARRL Handboek, geskenk deur die Suid-Afrikaanse Amateur Radio ontwikkelings trust,

is toegeken aan Andre Botes, ZS2ACP en sal Maandag via Postnet gestuur word. Welgedaan Andre!

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE SARL BAKEN VONDS BREEK DEUR R30 000

Twee skenkings van R1 000 elk het die SARL Baken Vonds tot R30 150 te staan gebring, wat halfpad tot die mikpunt van R60 000 beloop. AMSAT SA daag Radio Klubs en ander organisasies uit om die bydrae van AMSAT SA gelyk te stel of te klop. Bydrae tot die fonds kan gemaak word met 'n kredietkaart of 'n EFT. Kry die volledige besonderhede sowel as 'n lys van donateurs op www.amsatsa.org.za.

CQ HOU KOERS EN JAMBOREE OP DIE LUG IN OKTOBER

Die naweek van 16 en 17 Oktober 2021 sal baie jong stemme op die lug wees vir CQ Hou Koers en Jamboree op die Lug. Die Voortrekkers sal op Saterdag 16 Oktober aan CQ Hou Koers deelneem, terwyl die Padvinders en Meisie Gidse op 16 en 17 Oktober aan JOTA deelneem. Om hierdie geleenthede spesiaal vir die Voortrekkers, Verkenners en Gidse te maak, benodig ons radio amateurs vir

die oprigting van stasies op ’n kampeerplek of vergaderplek en toe te laat dat die jongmense onder jou toesig met ander jongmense praat.

Die Unika Voortrekkers in Randburg benodig die hulp van ’n radio amateur by die Unika Primêre Skool in Randburg op 16 Oktober, kontak Eugene Geldenhuys op selfoon 083 572 1121. Kontak Andries Visagie, ZS6VL as jy wil help met CQ Hou Koers en Richard Hooper, ZS6RKE as jy wil help met JOTA.

KOMPETISIE NUUS

Die ADV Buis QSO Partytjie. Dit is ‘n slegs foon kompetisie op 40 en 80 meter met AM en ESB. Verkieslik buis radios of radios met buise daarin kan gebruik word. Geen lineêre versterkers mag gebruik word nie. Die AM QSO Partytjie duur van 13:00 tot 17:00 UTC (15:00 tot 19:00 SAT) op Saterdag 2 Oktober en die ESB QSO Partytjie duur van 13:00 tot 17:00 UTC (15:00 tot 19: 00 SAT) op Sondag 3 Oktober. Die uitruiling is jou roepsein, ’n realistiese RS verslag, ’n opeenvolgende reeksnommer wat begin by 001 en die tipe radio wat gebruik word. Jou logstaat moet teen Vrydag 8 Oktober 2021 by andyzs6ady@vodamail.co.za ingedien word.

Die tweede skof van die SARL 80 m QSO partytjie is op die lug van 17:00 tot 20:00 UTC (19:00 tot 22:00 SAT) op Donderdag 7 Oktober. Die uitruiling is jou roepsein, ’n realistiese RS sein verslag en jou naam.

Die Lente QRP kompetisie word van 12:00 tot 13:30 UTC (14:00 tot 15:30 SAT) Saterdag 9 Oktober aangebied met GG en foon aktiwiteite met 5 Watt of minder. Die eerste 45 minute is beperk tot slegs die gebruik van die 40 m band, die oorblywende 45 minute is die deelnemers vry om enige HF (nie-WARC) band te gebruik soos hulle goeddink.

Ses logstate is ontvang vir die Vroeër Oggend Koffie Naelloop wat op Woensdag 8 September gehou is.

1ste Chris Avenant, ZS6CPA - 38 punte

2de Kobus Boshoff, ZS6BOS - 32 punte

3de Roy Walsh, ZS3RW - 29 punte

Die gesamentlike uitslae van die twee bene van die Vroeër Oggend Koffie Naelloop.

1ste Chris Avenant, ZS6CPA - 57 punte

2de Kobus Boshoff, ZS6BOS - 49 punte

3de Johan van Zijl, ZS4DZ - 35 Punte

KLUB NUUS

Vier Klubs het hul algemene jaarvergaderings op Saterdag 18 September gehou. SARL Nuus het inligting van drie van die Klubs ontvang.

Tydens die AJV van die Bloemfonteinse Amateurradioklub is die volgende lede tot die komitee verkies:

Voorsitter: Herman Janse van Vuuren, ZS4HJ

Ondervoorsitter: Gert Castleman, ZS6GPC/4

Tesourier: Barend Venter, ZS4BGV

Sekretaris: Warren Ackerman, ZS6AKW/4

Tydens die AJV van die Johannesburg Amateurradioklub is die volgende lede tot die komitee verkies:

Voorsitter: Kobie van Zyl, ZS6KVZ

Sekretaris: David le Grange, ZR6DLG

Tesourier: Steven Baynes, ZS6XU

Tegniese koördineerder: Marinus Brand, ZS6BM

HF assessor en RAE koördineerder: Graham McNally, ZS6GPM

Fasiliteit koördineerder: Ronald Verweerdt, ZS6RVC

Tydens die AJV van die Magalies Radioamateurklub is die volgende lede verkies:

Voorsitter: Hannes Enslin, ZS6JDE

Ondervoorsitter: Thys Maree, ZS6MJM

Sekretaris: Pierre Smit, ZS6PS

Tesourier: Pieter Myburgh, ZS6PAM

Media en web koördineerder: Peter Spickett, ZS6SP

Sosiale koördineerder: Kleingert Horn, ZS6HRN

Assistent-sosiale koördineerder: Corlie Smit, ZS6CHS

Bulletin-koördineerder: Richard Peer, ZS6UK

Assistent-koördineerder: Jasper Malan, ZS6JMA en Kleingert Horn, ZS6HRN

Tegnies: Leon van der Linde, ZS6AYS

Kompetisiebestuurder: Helgard Honiball, ZS6HRN

SARL Nuus wens die nuwe Klub komitees alle sterkte toe vir die jaar wat voorlê.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag tot gematig gaan wees. Tans is daar verskeie sonvlekgroepe sigbaar en daar is 'n moontlikheid van C en M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 35 vir die week gebruik. Radio amateurs kan vroegoggend en laatmiddag goeie

DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

25 en 26 September - die CQ WW RTD kompetisie

26 September - die ZS1 Naelloop

28 September - die Secunda ARK vergadering

1 Oktober - die provinsiale skole sluit

2 Oktober - die Oos-Rand Snuffelmark

2 en 3 Oktober - die ADV AM Buis QSO Partytjie en die ADV ESB Buis QSO Partytjie

7 Oktober - die SARL 80 m QSO Partytjie

9 Oktober - die Lente QRP kompetisie

11 Oktober - provinsiale skole open

16 Oktober - CQ Hou Koers

16 en 17 Oktober - Jamboree op die Lug

25 Oktober - voorlegging vir die 2022 Blou Boek

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die heel eerste ZS1 Naelloop is vanmiddag 26 September van 14:00 tot 15:00 UTC (16:00 tot 17:00 SAT) op die lug, met GG en foon. Stasies in ZS2 tot ZS6 moet slegs stasies in ZS1 werk, terwyl ZS1 soveel moontlik ZS2 tot ZS6 stasies sal werk.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geproeflees deur Johan de Bruyn ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.